60

# PSALM 60



O He-re, U het ons ver - stoot,



u grim-mig-heid oor ons was groot.



Ons het u guns, o Heer, ver - beur.



U het ons uit - me-kaar ge - skeur.

2.

Maak ons met land en al gesond,

ons is gekloof tot in die grond.

Wees ons soos vroeër goedgesind

en kom ons wonde weer verbind.

3.

Ons gaan as volk, o Heer, tot niet.

'n Ramp het U oor ons gebied.

In gramskap het U wyn geskink

en ons verplig om dit te drink.

4.
U wat ons eers laat steier het,

kom ons nou van die vyand red.

Laat nou u dienaars seëvier,

o Here, onder u banier.

5.
Verhoor ons, Here, in ons nood.

Beveilig ons, u mag is groot.

U kan dié wat U liefhet, red;

kom ons te hulp, hoor ons gebed.

6.
Dít is die antwoord van die Heer:

"Ek sal oor Sigem triomfeer,

Ek gee dit aan my volk as buit;

die Sukkotlaagte deel Ek uit.”

7.
"Manasse en Efraim, albei,

ook Gilead behoort aan My;

oor Juda heers Ek koninklik,

oor Moab sal Ek ook beskik.

8.
"My juigkreet word ook uitgedra

oor Edom en Filistea,

oor elke streek waar Ek regeer

en as oorwinnaar triomfeer."

9.
Wie sal ons Edom toe kan vat

en lei na sy versterkte stad?

Gaan U ons langer, Heer, verstoot,

alleen laat uittrek in ons nood?

10.

Die mens se hulp is ydelheid.

Staan by ons, Here, in die stryd.

Ons steun op God se heerserskap.

Hy sal ons vyand sélf vertrap.